# HERDENKINGSBUNDEL

# NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE

## Standerton




# 75

1915 tot 1990

# INHOUDSOPGAWE

Bladsy



# A. Voorwoord deur Opsteller

Vyf-en-Sewentig jaar in die bestaan van hierdie gemeente het verby getik en om hierdie geskiedkundige gebeurtenis te herdenk het die Kerkraad besluit om 'n herdenkingsbundel vir hierdie doel te laat saamstel.

Dit is dan met groot dankbaarheid en erkentlikheid aan ons Skepper vir sy lankmoedigheid en trou dat die Hervormde Gemeente van Standerton hierdie jaar sy bestaan van 'n driekwarteeu kan herdenk.

Aangesien die oogmerk van hierdie blad is om die geskiedenis van die gemeente sedert sy bestaan vanaf 1915 bekend te stel, kan dit nie anders as om besondere gedeeltes van die herdenkingsblad wat gedurende 1965 met die Vyftigste herdenkingsjaar die lig gesien het weer hierin te vervat nie. Dit word gedoen vir die jonger geslag wat dit nog nie gelees het nie en ook met die nodige waardering en erkenning aan Ds. S.J. Botha wat die blad destyds opgestel het.

Die verdere geskiedenis van die bestaan van hierdie gemeente vanaf die jaar 1966 tot en met 1990 asook die groei en ontwikkeling van die gemeente word in die tweede gedeelte van die verslag aangedui.

Met die nagaan van die notules van die vergaderings van die Kerkraad sowel as die gemeente is daar heelwat interessante inligting asook lief en leed bespeur. Dit is egter 'n onbegonne taak om al hierdie besondere gebeurtenisse in hierdie blad te vervat en daarom is daar meer op die groei en ontwikkeling van die gemeente gedurende hierdie tydperk gekonsentreer.

Ek wens ook hiermee my vertroue uit te spreek dat hierdie blad ook vir u van besondere waarde sal wees en spreek ook my opregte dank en waardering teenoor die Kerkraad uit vir die vertroue in my gestel om hierdie blad die lig te laat sien.

**J A G Holmner**



Die hoeksteen van die Hervormde Kerk van Standerton is op 20 April 1946 deur ds. F.J. van Zyl gelê, terwyl prof. dr. S.P. Engelbrecht op dieselfde dag die hoeksteen van die ou kerk wat op 22 Januarie 1898 deur ds. M.J. Goddefroy gelê is, in die nuwe kerk herlê het. Die kerk is op 12 April 1947 ingewy.



## B. Boodskap van huidige Leraar

Vir enige gemeente is dit, om 75 jaar oud te word, 'n besonderse geleentheid en prestasie in haar geskiedenis. Vir ons as die gemeente Standerton van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika, is dit dan ook nie anders nie. Ons is dankbaar vir die voorreg om hierdie geleentheid in ons geskiedenis te herdenk.

Maar om so 'n mylpaal te kan bereik, het oor die jare baie harde werk gevra. Talle Leraars, Kerkraadslede en gemeentelede het hier gearbei om die gemeente op te bou tot waarlik 'n lig vir die evangelie in die wêreld! En langs hierdie weg wil ons as gemeente ons dank uitspreek teenoor elkeen vir die tyd en arbeid wat hier ingespan is. Hierdie gedenkalbum word dan ook aan u elkeen opgedra.

Ons besef egter dat sonder die genade van Bo, alle arbeid tevergeefs sou wees. Daarom wil ons die eer en roem toebring aan ons Hemelse Vader wat ons uitgered het deur die Kruisdood van sy Seun, Jesus Christus. Dit is Hy wat ons bewaar het oor die jare teen die aanslae van die bose en sy kerk instand gehou het. Ons gebede bly nog altyd:

Ons Vader wat woon in die Hemel,<br>
Laat U Naam geheilig word,<br>
Laat U Koninkryk kom,<br>
Laat U wil geskied<br>
soos in die Hemel, net so ook op die aarde.

Ons stel ook ons vertroue op Hom vir die toekoms wat voorlê. Mag Hy ons deur sy gees help om waarlik 'n getuie vir Hom te wees terwyl ons wag op sy spoedige wederkoms!

**Ds. Hannes Bezuidenhout**



## C. Groeteboodskappe:

### 1. Voorsitter: Kommissie van die Algemene Kerkvergadering

Die Gemeente Standerton is in 1915 gestig. Dit was die jaar na die uitbreek van die Eerste Wêreldoorlog en ook die jaar nadat daar 'n moontlike rebellie vanuit Afrikanergeledere teen die destydse regering opgevlam het. Die Afrikaner se Kerk en volk was deur 'n diep kloof uiteengeskeur en dit terwyl Kerk en volk nog probeer het om orent te kom na die uitmergeling, vernietiging en verarming van die Tweede Vryheidsoorlog.

In hierdie neerdrukkende situasie kom gelowige mense byeen en stig 'n nuwe gemeente. Dit bly die wonderlike in die lewe van die Kerk: Dat gewone, swak en sondige mense, ongeag alle teenwerkende omstandighede van lewe en wêreld, met geen ander onderskraging nie as net dié van die geloof in Jesus Christus, rustig leef en voortgaan met hulle werk, beplan en bou vir die toekoms.

Nou vyf-en-sewentig jaar later, is die omstandighede van Kerk en volk nog meer beangstigend en neerdrukkend as in 1915.

Maar in hierdie jaar het u die geleentheid om fees te vier, dankbaar terug te dink aan die groot dade van God in die geskiedenis, hard te werk en te bou vir die toekoms, en vurig vooruit te sien na die koms van Jesus Christus en die voleinding van alle dinge.

Namens die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering wens ek u van harte geluk by die bereiking van hierdie mylpaal. Mag die Heer vir u gemeente as geheel asook elke huisgesin en gelowige, die pad vorentoe gelyk en begaanbaar maak. Mag ons almal saam deur die troebel van die hede veilig en behoue by ons ewige bestemming, die Vaderhuis met sy volle heerlikheid en vrede aankom.

**Dr D.J.C. van Wyk**

## KERKSALE VAN DIE GEMEENTE

### OP KERKTERREIN



### TE MEYERVILLE





# 2. Voorsitter van die Ring van Heidelberg

Wanneer 'n mens die 75-jarige bestaan van 'n gemeente vier, dan kyk 'n mens uit dankbaarheid onwillekeurig terug; terug na wat agter is; terug na die skof wat afgelê is. Dit was 'n lang pad en daarby 'n onbekende en dikwels moeisame pad; 'n pad vol gevare en ontberings. Tog is daardie pad deur geloofsvadere begin — vol geloof en vertroue. Op die troue Verbondsgod wat trou bly tot in ewigheid en nooit laat vaar die werke wat sy hande aan ons begin het om te doen nie, het hulle gebou en is hulle nooit beskaam nie.

'n Gemeente gestig een jaar na die uitbreek van die Rebellie en die woelinge rondom die Tweede Wêreldoorlog meegemaak; is gedra deur die versorgende en bewarende teenwoordigheid van God Almagtig. Hoewel die naam van wyle ds. J.J. Prinsloo (latere voorsitter van die Algemene Kerkvergadering) by mens opkom, was daar ook naas hom vele predikante, ampsdraers en lidmate wat diep spore getrap en enorme erfenisse nagelaat het in die gemeente Standerton. Maar naas die mens se bakens staan Standerton gemeente op die vlaktes van die Transvaalse Hoëveld as bewys dat Jesus Christus, ons Hoof en Heer, self sy kerk in stand hou.

Tog wil mens nie net terugkyk nie, maar ook die oog na die toekoms wend. Daarom sal die gemeente met dieselfde geloofsvertroue van hul vadere en met 'n vaste wete van God se teenwoordigheid die toekoms tegemoet moet gaan — 'n toekoms wat waarskynlik ook sy stryd en versteurdheid sal meebring. Die pad van die kerk van die Here Jesus Christus kan immers nooit eindig voordat Hy alles nuut sal kom maak nie. Teenoor al die seëninge van die verlede en hede, staan soveel twyfel en ongeloof as ons die pad vorentoe in die oog probeer kry. Die wêreld worstel wanhopig op die puinhope van sy eie beskawing. Maar as oorwinnaars in Jesus Christus is ons vol moed omdat ons weet wat ons bestemming is.

Mag u feesvieringe derhalwe daartoe bydra om die kerk opnuut tot sy taak en roeping te omgord, en mag die seën van die Here rus op sy werk — vandag en in die dae wat voorlê. Mag God ook aan u en aan almal wat na u mag kom, die genade gee om u as gemeente dikwels te herinner aan dié manne en vroue wat God aan u gemeente gegee het; nog meer te herinner aan die barmhartighede wat u ondervind het; maar bo alles te herinner aan die trou van ons Heer en Heiland, Jesus Christus. Mag u op die pad vorentoe die goedheid van die Here ons God belewe, en mag Hy die werk van u hande bevestig.

**Ds. P. Buitendag**

**PASTORIE PIET RETIEFSTRAAT**



**PASTORIE MEYERVILLE**



# 3. Nederduitse Gereformeerde Gemeentes van Standerton

## 1. Moedergemeente

Wanneer 'n gemeente sy vyf-en-sewentigjarige herdenking vier is dit 'n gedenkwaardige geleentheid. Namens ons gemeente en my gesin wil ek u van harte gelukwens met hierdie feestelike geleentheid.

Om so 'n mylpaal te bereik is nie die gevolg van menslike prestasie nie — dit is die genade van die Here. Al die jare wat verby is getuig van God se genade en bewaring. Daar is voorwaar baie stof tot dankbaarheid vir die geestelike opbouwerk wat deur die jare deur predikante, kerkraadslede en lidmate gedoen is.

Tog kom by 'n geleentheid soos hierdie al die lof en die eer aan die Koning van die Kerk toe omdat Hy self sy gemeente in stand hou.

Daarom, by dié geleentheid 'n woord van hartlike gelukwensing aan die kerkraad en elke gemeentelid met die verjaarsdag.

Ons bid u die seën van die Here toe vir die jare wat voorlê.

U broer in Christus,

**Ds. S.J. le Roux**

## 2. Suid-gemeente

### Groeteboodskap van die Nederduitse Gereformeerde Kerk Standerton-Suid

*Ek stamel eeu-ou woorde oor my God:*
*Vleeswording, Lyding, Kruis en Gees.*
*Ek glo dit alles, Heer, maar weet hoe bot*
*ek is in my probeer om mens van God te wees.*
(Uit: *Leiturgos* IL de Villiers)

Ek self ken maar omtrent een agtste van die geskiedenis van die Ned. Herv. Kerk van Standerton nl. dit wat ek die afgelope nege jaar hier beleef het. Vanuit hierdie klein loergaatjie het ons die Hervormde Kerk se lig deur die prisma van vyf predikante en talle gemeentelede gesien.

Die verhouding tussen ons twee kerke kan dalk die beste beskrywe word as 'n s a a m-ervaring. Ons lidmate werk saam by die skole, sportgeleenthede, sosiale bedrywighede en kultuurorganisasies. Jaarliks beplan ons as predikante saam ons gemeenteprogramme en verskyn ons basaardatums op mekaar se kalenders. Saam, saam, .... En Sondae? Dan bely ons elkeen op sy eie (en tog saam?):

*Ek glo in God die Vader,*
*Seun,*
*Heilige Gees, ...*

Saam met u as gemeente, sê ons aan die Here dankie vir die 75 jare van genade wat Hy aan u gegun het. Nou lê die volgende 75 jaar voor. In 'n tyd waarin ons land geweldige omwentelings belewe is dit onmoontlik om eers naastenby te raai hoe die situasie hier by ons te lande gaan lyk. Een ding is seker: die Satan se aanslag op die kerk van die Here Jesus sal toeneem. Die grootste uitdaging wat voor ons lê is dat die gelowiges in Christus Jesus hulle kragte sal saamsnoer in die stryd teen Satan. Daarom is ons gebed dat daar nog 'n groter *saam*-gevoel sal groei. Dit kan alleen werklik gestalte kry as ons as lidmate van die onderskeie kerke 'n stuk van sy "bot-wees om mens van God te wees" laat vaar en met die gesindheid van Christus Jesus ons liefdesruimte onvoorwaardelik vir mekaar oopmaak.

Mag u op die pad vorentoe elke dag die goedheid en genade van die Here ervaar en mag ons *saam*-wees groei — tot eer van Sy Naam!

**Ds. J.A.C. Badenhorst**

## 3. Wes-Gemeente

Die geskiedenis wil dit hê dat ons twee kerke ten diepste eintlik een is. Inteendeel, sowat 100 jaar gelede was ons werklik een kerk. 'n Paar faktore het daartoe gelei, naamlik:

1. Die Bybelse eis vir eenheid.
2. 'n Tekort aan predikante in die Hervormde kerk.
3. Die soeke na 'n volkseenheid.

Op 31 Oktober 1882 het twee kommissies van ons kerke gevind dat die kerke in belydenis en ander sake saamstem. Op 7 Desember 1885 vind vereniging plaas. Die kerke smelt saam en vorm 'n eenheidskerk nl. "de Ned. Herv. of Geref. Kerk in de Z.A.R.".

Ongelukkig was dié eenheid van korte duur. Enkele lidmate het hulle verset daarteen en daar was hofsake oor eiendomme. Selfs Standerton het geskiedenis gemaak. Lidmate wat oorgebly het in die Herv. kerk het ge-eis dat eiendomme te Trichardsfontein na die oorspronklike besitters moet teruggaan. Die Hooggeregshof besluit in 1892 dat dié eiendomme wel teruggegee moes word. So het die paaie van ons twee kerke ongelukkig weer uiteengeloop.

Ons is egter dankbaar dat ons gemeentes sedert die totstandkoming van ons eie gemeente in 1953 net hartlike samewerking geken het. Ons het tog eenheid in geloof beleef ten spyte van geskeidenheid.

Laat ons egter Jesus se bede ter harte neem:

"Ek bid dat hulle almal EEN mag wees" (Joh 17:21) en altyd soek om ons in EENHEID in Christus bo alle ander dinge te stel.

Mag die Here u werk seën en u gebruik in die bou van sy Koninkryk.

**Ds. G.J. van Deventer**

## 4. Gereformeerde Gemeente

Hiermee betuig ons saam met u, ons diepe dankbaarheid teenoor die Here dat Hy u as gemeente tot by hierdie herdenking van u 75ste bestaansjaar gebring het. Waar so 'n herdenking altyd gepaard gaan met allerhande herinneringe, is dit ons bede dat u feesvieringe mag wees in die blydskap van Ps 48:4 (berymd):

"Ons wil, o Heer, wat redding skenk,
aan **al u** goedheid bly gedenk
as ons tesaam is in u woning."

Ons bid u die seën van die Here toe op u dienswerk en aanbidding tot die ere van sy Naam, en in sy Koninkryk. Mag u om Jesus Christus ontwil deur die krag van die Heilige Gees groei en toeneem as 'n ware kandelaar van God, wat sy lig altyd helder sal skyn hier in die gemeenskap van Standerton. In die woorde van Ps 20:2 - 4 (berymd) bid ons u in opregtheid toe:

"Mag Hy sy heil en bystand stuur,
uit hoë heiligdom,
en u uit Sion ondersteun,
van waar u hulp sal kom.

Mag Hy aan al u offers dink
van fynste spys, en **nou**
u offerbrand wat voor Hom geur,
met welgevalle aanskou!

Mag Hy, die ryke God, u gee
**al** wat u hart verlang!
Vervulling van wat u beraam —
mag u dié guns ontvang!"

**Ds. J.H. Cilliers**

# 5. Namens die Gemeenskap van Standerton

## Die Agbare Burgemeester



**75 Jarige bestaan van u gemeente**

Graag wil ek namens myself, die Stadsraad en die Gemeenskap van Standerton die Nederduitsch Hervormde Gemeente van Standerton van harte gelukwens met die 75 jarige bestaan van u Gemeente.

Ek wil dan ook die vertroue uitspreek dat u Gemeente in die komende jare steeds van krag tot krag sal gaan en vrugbaar sal arbei om die Christendom in Standerton uit te brei.

My beste wense vergesel u ook met u voorbereidings vir en u feesvieringe in hierdie verband.

Die uwe

**I.A. THORNE**
**BURGEMEESTER**

# D. FEESPROGRAM 1990

**1. Vrydag: 16 November 1990**

| | | |
|---|---|---|
| 1.1 | Vanaf 14:00 | Aankoms by terrein en kampopslaan |
| 1.2 | 18:00 | Boekevat |
| 1.3 | 18:15 | Gesamentlike Braai en Gesellige Saamverkeer |

**2. Saterdag: 17 November 1990**

| | | |
|---|---|---|
| 2.1 | 08:00 | Oggendgodsdiens |
| 2.2 | 08:15 | Gesamentlike Ontbyt |
| 2.3 | 10:00 | Verskeie boeresportaktiwiteite deur die loop van die dag |
| 2.4 | 19:00 | Boekevat |
| 2.5 | 19:15 | Kampvuurkonsert |

**3. Sondag: 18 November 1990**

| | | |
|---|---|---|
| 3.1 | 09:30 | Nagmaal en Danksegging |
| 3.2 | 12:00 | Middagete |
| 3.3 | 16:00 | Kampopbreek |

**Kampkommandant: N. Vorster**





# E. Boodskappe van Gelukwense van Oud-Leraars

**Ds. J.A. Jacobs**
**1954 tot 1967.**

Waar u by hierdie fees terugkyk op die pad waarlangs die Heer u vir 75 jaar gelei het, kan u tesame met die psalmdigter sê:

"Loof die Here, o my siel, en vergeet geeneen van sy weldade nie!" (Ps. 103:2)

U was bevoorreg om die Evangelie vir 75 jaar te kon verkondig, en gepaardgaande hiermee, met toewyding en ywer in die gemeente te kon arbei. Ampsdraers en lidmate is deur die jare deur die troos en krag van Godswoord gedra en versterk. Op geestelike en stoflike gebied het die gemeente talryke seëninge uit Sy hand ontvang.

Mag u blymoedig voortgaan op die nuwe skof, in die wete dat "as die Here met ons is wie kan teen ons wees".

Ons opregte gelukwensing en seënbede aan alle kerkraadslede en gemeentelede.

**Ds. J.A. Jacobs**



**In Memorium**

**Ds. W.F.H. Huysers**
**Tydperk: 1968 tot 1971**
**Oorlede: 1978:05:11**



**Ds. P.P. Jooste**
**1972 tot 1977**

Die gemeente Standerton kyk vanjaar terug op 'n geseënde tydperk van 75 jaar in hulle geskiedenis. Oor al hierdie jare het die gemeente sy eie besondere karakter ontwikkel, maar tog 'n integrale deel gebly van die Nederduitsch Hervormde Kerk as geheel.

Die gelowige lidmate wat aan hierdie trotse gemeente verbonde was, kon deelneem aan gemeente-aktiwiteite en so bydra tot die vorming van die karakter van 'n gemeente binne die kerk: Hulle het deelgeneem deur die gewone elemente van geloofsbelydenis, luister na die prediking, sang, gebed en dankoffer.

Waar die prediking van God en sy groot dade in die middelpunt staan, is daar nie plek vir die mens se getuienisse en prestasies nie. Tog het die Here van mense gebruik gemaak as instrumente in sy hand, om ook in Standerton 'n gemeente te bou wat 'n sieraad in ons kerk is.

Van harte geluk met die herdenking van die gemeente se 75-jarige bestaan. Ek bid dat God deur Sy Gees uit die rykdom van Sy heerlikheid aan julle steeds die krag sal gee om innerlik sterk te word, dat Christus deur die geloof in julle harte sal woon en dat julle in die liefde gewortel en gegrondves sal wees.

Aan God kom die eer toe, in die kerk, deur ons gebondenheid met Christus Jesus, deur al die geslagte heen tot in alle ewigheid.

**Ds. P.P. Jooste**



**Ds P J Kruger**

**1978 tot 1982**

Baie geluk aan Standerton met die herdenking van die vyf en sewentigjarige bestaan van die gemeente.

Wanneer ons u gelukwens dan doen ek dit namens myself en my gesin wat vir vier jaar lank die voorreg gehad het om u gasvryheid te geniet. Ek wil dit ook graag doen namens sommige van ons gemeentelede alhier (Sasolburg) wat van kleintyd af hulle geestelike versorging in Standerton ontvang het. Wanneer ons met mekaar praat, en dit gebeur so spontaan omrede die gemeenskaplike band van die gemeente waarin ons opgegroei het, ons aan mekaar bind, dan is dit opvallend met hoeveel waardering daar van Standerton gepraat word, asook met 'n verlange wat uit diepe dankbaarheid spruit.

Ons wil u verseker dat soos u oor u gemeente voel, so voel ons vandag nog daaroor.

Ons bede is dat die feesviering vir u 'n verrykende ervaring mag wees en dat Christus u steeds sal bewaar en sy liefde oorvloediglik aan u sal skenk.

**Ds P J Kruger**



**Ds. M.S.J. van Vuren**
**en Gesin.**
**1983 tot 1985**

Ek wil gemeente Standerton gelukwens, namens myself en my gesin, met die 75-jarige herdenking van u bestaan. Mag God u sodanig begenadig, dat u vorentoe steeds 'n seën in die kerk van ons Heer Jesus Christus sal wees!

Ons verblyf in Standerton van ietwat meer as twee jaar (1983 - 1985) was 'n baie aangename een. As eerste gemeente, moes 'n mens op vele terreine eers jou voete vind, en leer om in te skakel by die masjinerie van 'n gemeente (as predikantsgesin). In die proses het ons wonderlike mense leer ken en mee saamgewerk.

Die gemeente was op daardie stadium baie groot (byna 800 belydende lidmate), maar teen die einde van ons verblyftyd op Standerton, is 'n tweede predikantstandplaas gestig, en ook gevul.

Die tweede van ons drie seuns, Petrus, is in Standerton gebore. Die oudste seun, Tinus, was reeds 'n jaar oud toe ons na Standerton verhuis het. Die twee moes dikwels by gewillige lidmate vir 'n aand bly, as daar vergaderings of gemeentefunksies was.

Die twee jaar in Standerton sal altyd met aangename herinneringe in ons geheue bly.

Mag u feesviering aangenaam en voorspoedig afloop!

**Ds. Marius van Vuren, Ina (eggenote) en kinders Tinus, Petrus en Fanus.**



**Ds. P.S. Esterhuizen**
**1985 tot 1989**

Langs hierdie weg wil ons 'n woord van hartlike gelukwensing stuur aan 'n geliefde gemeente waar ons as huisgesin kon dien.

As jong predikantspaar is ons ontvang en geweeg. Wat ons bybly is dat ons kon verskil van mekaar, selfs ernstig kon verskil en dan steeds saamtrek in die juk. U was vir ons wonderlik. Baie liefde en ontferming het ons ontvang.

Ons twee kinders is daar gebore en met liefde in die gemeente ontvang. Geleenthede was volop om my bediening met vreugde te kon vul. Daar was momente van vreugde maar ook hartseer oomblikke wat ons saam gedeel het. In alles het ons steeds bewus gebly van ons Verlosser se nabyheid.

Ons as huisgesin bring hulde aan 'n geliefde gemeente, kerkraadslede, gemeentelede wat help bou het aan die gemeente Standerton.

Bou die volgende 75 jaar ook en steeds op die fondament Jesus Christus.

**Ds. P.S. Esterhuizen**



**Ds. C.F. Potterill**
**1988 tot 1990**

My gelukwense aan die Nederduitsch Hervormde Gemeente Standerton met sy 75ste herdenkingsjaar.

Deur net deur hierdie gedenkalbum te blaai sal u besef dat hierdie gemeente in die dorp en distrik sy merk gemaak het in die 75 jaar van sy bestaan.

Die gemeente was dan geseën met getallegroei soos die dorp ook met die tyd uitgebrei het.

As gevolg van die voortdurend groeiende eise wat die wêreld aan die kerk stel en nog sal stel, sal hierdie gemeente se rol in die gemeenskap van die toekoms van uiterste belang wees. Ek is daarvan oortuig dat die gemeente daaraan sal kan voldoen as elkeen die leiding van die Drie-enige God in hulle lewens gestalte laat kry. Sodoende kan hierdie gemeente in die jare wat nog kom hulle stempel laat op die geloofslewe van die gemeenskap en die kerk.

My bede is vir die seën, hulp en leiding van die Almagtige en Genadige God, op al hierdie gemeente se werksaamhede in die toekoms.

**Ds C.F. Potterill**

# F. Kerkgeskiedenis

**'n Oorsig van die Geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Standerton.**

## 1. Die jare 1915 tot 1965

**Hierdie gedeelte van die geskiedenis van die gemeente word met erkenning aan**
**Prof dr. S.J. BOTHA gepubliseer.**

**Gedenkboek 1965**

### Inleiding

Die huidige Nederduitsch Hervormde Gemeente Standerton was vroeër slegs 'n wyk van die huidige Nederduitsch Hervormde Gemeente Trichardtsfontein, wat op sy beurt aanvanklik wel as die Nederduitsch Hervormde Gemeente Standerton en later as die Nederduitsch Hervormde Gemeente Bethal bekend gestaan het en eers sedert 1919 amptelik in die Almanak van die Nederduitsch Hervormde Kerk opgeneem is as die Nederduitsch Hervormde Gemeente van Trichardtsfontein.

Om hierdie toedrag van sake reg te begryp, moet vir 'n oomblik sover teruggegaan word as 1870. In daardie jaar is die wyk Blesbokspruit by die gemeente Heidelberg ingelyf. Die wyk Blesbokspruit was in Oos-Transvaal in die omgewing van die huidige Bethal geleë.

As gevolg van die feit dat hierdie streke van Oos-Transvaal baie koud was en daar nie voldoende vuurmaakhout te vinde was nie, is Oos-Transvaal dan ook, met die kolonisering van die Oor-Vaalse gebied, die laaste bevolk. Hierdie dele, nl. die huidige distrikte Standerton, Bethal en Trichardtsfontein, is eers laat in die sestiger jare van die vorige eeu digter bewoon, veral deur intrekkers uit die noorde na die ontruiming van Schoemansdal in 1867. Die eerste ouderling van hierdie nuwe wyk was dan ook 'n intrekker uit die noorde en vantevore diaken in die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zoutpansberg, naamlik P.W. Geyser. As diaken is D.P.J. van Schalkwyk gekies en hulle is op 24 Desember 1870 in hulle ampte bevestig.

'n Verdere opmerking wat gemaak moet word is dat die meerendeel van die inwoners van Oos-Transvaal tot die Nederduitsch Gereformeerde Kerk behoort het. Dit vanweë die feit dat Oos-Transvaal 'n tyd lank deel van die Republiek Lydenburg was, wat op Kerklike gebied onder die Kaapse Nederduitsch Gereformeerde Sinode gestaan het.

Op die Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk in die Zuid-Afrikaanse Republiek van November 1879 kondig die skriba ds. N.J. van Warmelo aan dat die owerheid die dorp Standerton tot 'n afsonderlike distrik verklaar het. Dit het ook die wyk Blesbokspruit ingesluit. Die Vergadering het toe ook besluit dat Standerton nou 'n selfstandige gemeente sou wees met die burgerlike grense ook as kerklike grense. Die predikant van Heidelberg sou konsulent wees in die nuwe gemeente, met die predikant van Wakkerstroom as sy opvolger.

Op 22 November 1879 vind die eerste Kerkraadsvergadering van die nuwe gemeente plaas onder die voorsitterskap van die konsulent ds. N.J. van Warmelo. Die Ouderlinge op hierdie vergadering was P.W. Geyser, A. Jooste, D.P.J. van Schalkwyk en A.B. Wolmarans, en die diakens G. Engelbrecht, (Gzn), P. Bierman en J.J. Engelbrecht.

In hierdie nuwe gemeente Standerton was daar verskillende Kerkplekke, onder andere te Standerton self en te Trichardtsfontein. Vanweë die feit dat die eerste kerkgebou van die gemeente te Trichardtsfontein opgerig is en die grootste konsentrasie van gemeentelede nader aan Trichardtsfontein was, het die swaartepunt van die gemeente dan ook juis na Trichardtsfontein verskuif en het dit dan ook uiteindelik tot gevolg gehad dat die oorspronklike gemeente Standerton, die gemeente Trichardtsfontein geword het.

Aanvanklik was die plan egter wel dat Standerton die middelpunt van die gemeente sou word. Reeds op die eerste vergadering van die Kerkraad op 22 November 1879 is aan ouderling Geyser en diaken G. Engelbrecht volmag gegee om 'n kerkerf in die dorp Standerton, geskenk deur die heer A. Stander, op naam van die gemeente te transporteer. Op die Kerkraadsvergadering van 7 November 1881 is daar reeds sprake van Kerkbou vir die wyk Blesbokspruit en dan word eintlik die nuwe gemeente bedoel. Daar word besluit dat die gemeente op die erns van so 'n saak attent gemaak sal word, totdat verdere stappe gedoen sal kan word.

Nou het dit egter gebeur dat die here Peel and Laing 'n stuk grond op Trichardtsfontein vir die bou van 'n kerk aan die gemeente geskenk het en word as boukommissie, vir oprigting van 'n kerkgebou op hierdie stuk grond, die volgende persone aangestel; D.P.J. van Schalkwyk, G.L. J. van Nieuwenhuizen, Jan Engelbrecht, G.P. Pretorius, Theod. Meyer, P.A. Kruger en Thomas Owen Laing. Die hoeksteen van hierdie kerkgebou is op Maandag, 30 April 1883 gelê in teenwoordigheid van 'n groot aantal belangstellendes. Op 6 Desember 1884 kon die kerk ingewy word en is daar ook besluit dat ouderlinge elke eerste Sondag van die maand die eredienste sou lei. Met die oprigting en inwyding van hierdie kerkgebou is nou voorlopig nie voortgegaan met die planne om ook in Standerton self 'n kerkgebou op te rig nie. Waar die gemeente nou net hierdie een kerkgebou gehad het, het dit feitlik vanselfsprekend daarheen ontwikkel dat Trichardtsfontein die swaartepunt van die gemeente sou word.

Veral na die hofuitspraak van 1893 in verband met die kerklike eiendomme van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Standerton te Trichardtsfontein, is al hoe meer van die benaming Trichardtsfontein in plaas van Standerton vir die gemeente gebruik gemaak. Formeel het die gemeente egter nog die naam Standerton gedra.

Met verloop van tyd het dit egter nodig geword om ook te Standerton 'n kerkgebou op te rig. Dit vanweë die groei van die lidmatetal rondom Standerton, maar veral ook vanweë die feit dat die spoorlyn Durban-Johannesburg oor Standerton geloop het. Op 22 Januarie 1898 is die hoeksteen van 'n kerkie dan ook te Standerton deur ds. M.J. Goddefroy gelê. Hierdie kerkie is eers in 1947 deur 'n nuwe vervang. Dit het dus nou beteken dat die gemeente Standerton (Trichardtsfontein) nou twee kerkgeboue gehad het naamlik te Standerton en te Trichardtsfontein. Trichardtsfontein het egter die sentrum van die ou gemeente Standerton gebly. Die feit dat die gemeente egter nou twee kerkgeboue gehad het, het egter vanself daartoe gelei dat die gemeente al hoe meer as twee afsonderlike gemeentes gesien is. Algaande het dit egter, vanweë die groei van die gemeente, al duideliker geword dat die gemeente in twee dele verdeel sou moes word. Hierdie afstigting het dan ook plaasgevind gedurende 1915 tydens die dienstyd van ds. J.J. Prinsloo J. sn. wat vanaf 1909 die ou gemeente Standerton bedien het.

## Die Stigting van die huidige Nederduitsch Hervormde Gemeente Standerton

Die presiese stigtingsdatum van die huidige Nederduitsch Hervormde Gemeente Standerton kan nie met sekerheid bepaal word nie, maar moet waarskynlik tussen 6 April en 18 Junie 1915 gesoek word.

Daar was egter reeds lank voor hierdie datum sprake van afstigting of verdeling van die ou gemeente Standerton (Trichardtsfontein). So is daar dan reeds op die gemeentevergadering van 26 April 1913 van die ou Standerton gemeente op voorstel van die heer W. van Manen 'n sogenaamde Verdelings Kommissie aangestel, bestaande uit drie Kerkraadslede en drie gemeentelede uit elkeen van die twee afdelings van die gemeente nl. Standerton en Trichardtsfontein, met ds. J.J. Prinsloo as voorsitter. Hierdie Kommissie het opdrag ontvang om afstigting te ondersoek en voorstelle te doen in verband met die verdeling van die gemeente. Die Kommissie moes in Oktober 1913 sy bevindinge aan die gemeente voorlê.

Dit het egter nie voor 25 April 1914 gebeur dat weer oor afstigting gehandel is nie. Die Verdelings Kommissie het by hierdie vergadering hulle aanbevelings voorgelê, wat ook deur die Gemeentevergadering bekragtig is. Volgens hierdie aanbevelings sou die gemeente Standerton in twee verdeel word in 'n noordelike en 'n suidelike deel, deur 'n Oos-Weslyn. Die noordelike deel sou bekend staan as die Nederduitsch Hervormde Gemeente Bethal en die suidelike deel as die Nederduitsch Hervormde Gemeente Standerton. Die gemeente Standerton sou die kerkgebou te Standerton en die erwe waarop die kerk gestaan het, asook erf 261 te Standerton ontvang. Die gemeente Bethal sou die orige eiendomme van die ou gemeente Standerton ontvang en alle boeke behou en is dan ook gesien as die wettige voortsetting van die ou gemeente Standerton (Trichardtsfontein). Ook sou ds. J.J. Prinsloo in die gemeente Bethal bly.

Hoewel die afstigting nou deur hierdie besluit van die Gemeentevergadering moontlik gemaak is, het die afstigting nie werklikheid geword voor in 1915 nie. Trouens hierdie aanbevelings van die Verdelings Kommissie het eers op 22 Januarie 1916 voor die Kerkraad van die toe reeds afgestigte Nederduitsch Hervormde Gemeente van Standerton gedien en is toe ook aanvaar.

Waarom die afstigting na die besluit van die gemeentevergadering van April 1914 vertraag is, is nie duidelik nie. Dat die afstigting nie onmiddellik op hierdie besluit gevolg het nie, blyk op die Vergadering van die Oostelike Ring wat op 27 en 28 April 1915 te Trichardt gehou is. Op 'n vraag van Ringsskriba, ds. L.E. Brandt, of die gemeente Trichardt en Standerton afgestig het, is geantwoord dat dit nog nie geskied het nie, maar dat die predikant aan die Ringsskriba kennis sal gee sodra afstigting plaasgevind het. Die Ringsvergadering het nie verder op die saak ingegaan nie en so het afstigting dan ook uitgebly.

Op 'n vergadering van die Ringskommissie van die Oostelike Ring op 10 Februarie 1915 te Johannesburg is aan die skriba opdrag gegee om aan die gemeente Standerton te vra om op die Ringsvergadering van 1915 met voorstelle te kom "omtrent die verdeling van die gemeente in de afdelingen Standerton en Trichardts, opdat deze afscheiding op de Ringsvergadering tot stand kon gebracht worden."

Die Ringsvergadering van die Oostelike Ring wat op 5 en 6 April 1915 te Heidelberg gesit het, het egter tog ook nie as meerdere vergadering wat wel daartoe bevoeg was, formeel en amptelik 'n gemeente afgestig nie. Die besluit wat die Ringsvergadering geneem het, het naamlik gelui:

"Gehoord het verslag van de afgevaardigden van Standerton, dat de gemeente Standerton verlangt in twee verdeeld te worden, besluit deze Ringsvergadering er by den Kerkeraad op aan te dringen de afscheiding zoo spoedig mogelyk door te zetten en draagt op aan de Ringskommissie, de gemeente af te stichten, zoodra kennis gegeven word dat de Kerkeraad overeengekomen is en benoemt een Consulent voor de vacante nieuwe gemeente."

Die Ringsvergadering het dus hier alleen maar by die Kerkraad van Standerton (Trichardtsfontein) aangedring dat afstigting wel so spoedig moontlik tot stand moet kom. Tot 'n formele afstigting van 'n afsonderlike gemeente met 'n eie Kerkraad het dit hier nie gekom nie.

Die formele stigting van die huidige gemeente Standerton het blykbaar nie lank na hierdie Ringsvergadering nie, wel plaasgevind. Dit blyk uit die notule van die Ringskommissie van die Oostelike Ring wat op 18 Junie 1915 te Johannesburg gehou is.

"Voorzitter bericht dat de gemeenten Standerton en Bethal nu afgesticht zyn. Het officiële bericht daarvan is nog niet by de scriba ingekomen."

Die formele stigtingsdatum van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Standerton moet dus gesoek word tussen 6 April en 18 Junie 1915. Die eerste amptelike Kerkraadsvergadering het egter nie plaasgevind voor 16 Oktober 1915 nie. Ds. J. van Belkum van Heidelberg het opgetree as konsulent en as skriba van die gemeente, terwyl die Kerkraad bestaan het uit ouderlinge G.J. Engelbrecht, P.W. Labuschagne, J.C. Heynecke, F.G. Wolmarans, M.L.J. Grobler, G.P. Lewis en diakens W. J. Engelbrecht, M.P. Gouws, J.G. Steyn, G.A. van Deventer en J.H. Pienaar.

Interessant is hier die feit dat ds. J. van Belkum sowel as voorsitter en skriba van die Kerkraad opgetree het. Vreemd was dit egter nie, want vanweë die feit dat die meeste mense nog maar swak geskryf het, het dit meermale gebeur dat die predikant ook nog die skribaat moes behartig. Hier kan byvoorbeeld gedink word aan ds. Dirk van der Hoff wat by geleentheid sowel voorsitter as skriba van die Algemene Kerkvergadering gewees het. Die eerste skriba van die gemeente Standerton was F.W.C. Labuschagne wat op 27 November 1920 gekies is en gedien het tot op 13 April 1923. Hy is opgevolg deur Diaken J.P. Visage wat egter nie lank gedien het nie en in 1924 reeds deur die heer Arie Visage opgevolg is, wat vir baie jare as skriba gedien het.

Op die eerste Kerkraadsvergadering is 'n Finansiële Kommissie aangewys bestaande uit ouderlinge M.L.J. Grobler en P.W. Labuschagne en diaken G.A. van Deventer. Die Konsulent ds. J. van Belkum sou een Sondag per maand in Standerton kom kerk hou.

## Die Eerste Jare van die bestaan van die gemeente tot die koms van Ds. T.F.J. Dreyer

Vanaf die stigting van die gemeente in 1915 tot 1924 met die bevestiging van prop. T.F.J. Dreyer as predikant van die gemeente, het die gemeente Standerton slegs vir ongeveer 'n jaar 'n eie predikant gehad in die persoon van ds. J.J. Prinsloo. Juis ook as gevolg van hierdie herderloosheid was die eerste aantal jare van die gemeente se bestaan moeilik en dinge wou maar net nie vlot nie.

Aangesien daar by afstigting ooreengekom is dat ds. J.J. Prinsloo by die ou gemeente, toe bekend as die Nederduitsch Hervormde Gemeente Bethal, sou bly, het hy op 23 Januarie 1916 afskeid geneem van die afgestigte gemeente met Hand. 20:32 as teks.

Vir die volgende aantal jare sou die gemeente dit moeilik hê sowel vanweë die feit dat geen eie predikant gekry kon word nie asook omdat die gemeente finansiëel dikwels swaar gekry het en nie selfstandig kon beroep nie, maar telkens 'n kombinasie moes soek.

Die tekort aan predikante was een van die redes waarom die gemeente nie gou 'n eie predikant kon kry nie. So ernstig was hierdie probleem dat die Kerkraad in die vroeë twintiger jare op aanbeveling van prof. S. P. Engelbrecht self die moontlikheid oorweeg het, om soos in die vroeëre jare wel gebeur het, 'n predikant uit Holland te beroep. Daar is egter besluit dat aan die plaaslike predikante en studente voorkeur gegee sal word en dat 'n predikant net uit Holland laat kom sal word as alle pogings om hier 'n predikant te kry, sou misluk.

Reeds so vroeg as 22 Januarie 1916 het ds. J. van Belkum, die konsulent, op 'n Gemeentevergadering gewys op die tekort aan predikante en 'n beroep gedoen op ouers om hulle seuns vir die Evangeliediens beskikbaar te stel. Op daardie stadium was daar wel uit die gemeente Standerton 'n jong man in Holland, besig om homself vir die Evangeliediens te bekwaam. In sy oproep op die gemeente om hulle seuns te stuur om as predikante opgelei te word, het ds. Van Belkum ook na hierdie eerste student uit Standerton verwys:

"Hy (ds. Van Belkum) herinnert er aan dat de nu onlangs overleden Zuster de Wed. G.J. Engelbrecht haar zoon S.P. Engelbrecht onder gebeden voor de E. dienst had gegeven en dat deze zoon zoo veel goed beloofde voor de Kerk."

Hierdie jong man sou slegs etlike jare later een van die eerste Professore word aan die Teologiese Fakulteit van die Universiteit van Pretoria, waar die Kerk se predikante opgelei is en waar hy ook meegehelp het aan die vorming van die meeste van die huidige predikante van die Nederduitsch Hervormde Kerk.

Op 19 Januarie 1917 is daar besluit om in kombinasie met Volksrust en Memel 'n predikant te beroep, teen 'n traktement van £ 400 per jaar. Die beroep is toe uitgebring op ds. J.J. Prinsloo, wat egter bedank het.

Daar het dus ongeveer twee jaar verloop sedert die stigting van die gemeente voordat vir die eerste keer beroep is. Dit sou egter nog twee jaar duur voordat 'n eie predikant die gemeente sou kon bedien.

Intussen het die gemeente onder die konsulent ds. Van Belkum, voortgegaan om sy skuldelas te verlig en finansiëel sterker te word. Gedurende April 1917 kon die Kerkraad dan ook daartoe oorgaan om 'n eie pastorie aan te koop. Vir die doel is die huis van 'n sekere John Thomas Wood vir die bedrag van £ 1,300 aangekoop.

Op 22 April 1919 is daar weer in kombinasie met Volksrust beroep en weer is ds. J.J. Prinsloo van Bethal (Trichardtsfontein) beroep. Hierdie keer het hy die beroep aangeneem en is hy op 13 April 1919 as eerste predikant van die gemeente Standerton in kombinasie met die gemeente Volksrust bevestig. Later is ook die gemeente Memel in hierdie kombinasie opgeneem. Ongelukkig egter was ds. Prinsloo se verblyf te Standerton van korte duur aangesien hy reeds vroeg in 1920 'n beroep na die gemeente Krugersdorp aangeneem het.

Na die vertrek van ds. Prinsloo het die Kerkraad twee keer beroep, eers ds. G.E. Alers van Germiston en daarna ds. P.S. Grobler van Krugersdorp, sonder sukses. Eers met die derde beroep, toe prop. T.F.J. Dreyer beroep is, is daar geslaag om weer 'n eie predikant te kry.

Intussen het proff. J.H. Greyvenstein en S.P. Engelbrecht en di. G.E. Alers, J.J. Prinsloo, P.S. Grobler en S. Vermooten so gereeld moontlik die gemeente besoek en bedien.

Hoewel die gemeente gedurende hierdie eerste bestaansjare vele probleme gehad het om te oorkom, veral op finansiële gebied, het dit tog nie gebeur dat die gemeente op geestelike gebied agteruit gegaan het nie. Mede as gevolg van die bearbeiding deur die konsulent en ander predikante en die toegewydheid van die kerkraad is die geestelike lewe van die gemeente lewend gehou. Veral het die kerkraad sy verantwoordelikheid teenoor die kinders en jongmense besef en aanvaar soos blyk uit die feit dat die noodsaaklikheid van deeglike kategese beklemtoon is. Wat die jonger kinders aanbetref is sondagskole begin met broeder C. Wolmarans as superintendent. Kategese met die oog op die aflegging van belydenis van geloof is ook gereeld waargeneem. Verder is getrag om behalwe die nagmaalsvierings wat deur predikante gelei is, so gereeld moontlik dienste te hou, so nie deur 'n predikant nie, dan wel deur 'n ouderling.

Net soos wat dit dwarsdeur die land die geval was het ook die gemeente Standerton van sy lidmate moes afstaan aan die dood gedurende die griep-epidemie van 1918 - 1919.

Met die amptelike erkenning van Afrikaans in 1922 deur die owerheid, het ook die kerkraad van Standerton op 7 Oktober 1922 besluit dat die skriba voortaan die notule in Afrikaans mag opstel.

## Die Dienstyd van Ds. T.F.J. Dreyer April 1924 tot Augustus 1942

Soos reeds genoem het die gemeente na die vertrek van sy eerste predikant ds. J.J. Prinsloo nie weer gou 'n eie predikant gehad nie, ten spyte van die feit dat wel beroep is. Die Kerkraad het egter op 24 November 1923 besluit om Prop. T.F.J. Dreyer wat toe pas sy studies voltooi het, te beroep en om dan ook te soek na 'n nabygeleë gemeente wat wou kombineer. Die aanvangstraktement sou £300 wees en die maksimum £400. Prop. Dreyer het hom hierdie beroep laat welgeval.

Na die mislukte pogings om met Trichardtsfontein 'n kombinasie te sluit het die gemeente Eendracht wel ingewillig om in kombinasie met Standerton te tree. Hierdie kombinasie het egter nie lank bly bestaan nie en is reeds teen die einde van 1923 ontbind. Die kombinasie het ontbind veral vanweë die feit dat die uitgestrektheid van die twee gemeentes dit moeilik gemaak het vir een predikant om altwee die gemeentes te behartig.

## KERKRAAD 1965



**Voor:** P.J. Goosen, W.A. Potgieter, J.J. Dreyer (Skriba vir registrasie), M.J. Labuschagne (Skriba), Ds J.A. Jacobs (Leraar), A. Alberts (Kassier), S.L. Riekert, J.T. v.d. Merwe.

**Tweede ry:** N. Wilken, C.J. Marais, J.M. Mahoney, D. van Jaarsveld, J.M. du Plooy, J.J. Lindeque, L. Marx, W.J. Pretorius, A.M.F. Roux, H.J. Badenhorst.

**Derde ry:** M.C. Pelser, C.J. v. Vuuren, J. v.d. Berg, M. v. Staden, C. Portwig, S.E. v. Rooyen, D. Portwig, W. v. Vuuren, G.H. Willemse (Hulp-kassier), G.J. v. Vuuren, P.A. Ras.

**Vierde ry:** D. Steyn, G.H.F. Fritze, A.A. Grobler, A. Joubert, W. Venter, P.A. Venter, G. McDonald, G. Stoop, C.M. Diedericks.

**Agter:** J.M. v.d. Sandt, I. Potgieter, C.M. Podges, M.A.M. Lombard, M. v. Staden, Dennis Mohoney.

Onder blyke van baie groot belangstelling is prop. T.F.J. Dreyer toe op Saterdag, 19 April 1924 tot predikant georden en in Standerton bevestig waar hy vir 17 jaar lank vrugbaar sou arbei. Prof. S.P. Engelbrecht, wat die rede by die geleentheid gevoer het, het eiehandig die plegtigheid soos volg in die notuleboek opgeteken:

"Op Zaterdagmorgen 19 April 1924 is de Eerwaarde Heer proponent Th. F. Dreyer geordend met de plechtige handoplegging tot predikant van de Nederduitsch Hervormde Kerk, door de weleerwaarde Heren Prof. Dr. S.P. Engelbrecht, Prof. Dr. J.H. Greyvenstein, Ds. L.E. Brandt, Ds. S. Vermooten, Ds. A.J.G. Oosthuizen, Ds. H. Wolmarans, terwyl ook aanwesig was die Eerwaarde heer J.G.M. Dreyer, de tweeling broeder van de geordende en beroepen predikant van Lydenburg. Het kerkgebouw was helemaal gevuld, terwyl de plaatselyke overheid vertegenwoordigd was, alsmede de Gerf. Gemeente van Standerton, De Ned. Herv. of Ger. Gemeente en de Wesleyaanse Gemeente. De bevestigingspredikatie was gehouden door Prof. Dr. S.P. Engelbrecht, die de bevestiging tevens geleid heeft."

Met die koms van ds. T.F.J. Dreyer na Standerton, het die gemeente 'n tydperk van bestendiging en groei betree. Ds. Dreyer kan dan ook met reg die argitek genoem word van die latere ontwikkeling van die gemeente Standerton. Want nie alleen sou ds. Dreyer vir 17 jaar lank daar bly arbei nie, maar ook het ds. en mevr. Dreyer hier baie waardevolle en vrugbare diens aan sowel die gemeente Standerton as aan die Nederduitsch Hervormde Kerk in sy geheel bewys. In 1934 het ds. Dreyer naamlik ook skriba van die Algemene Kerkvergadering geword, 'n dienswerk wat hy met onderskeiding tot in 1964 verrig het.

Met groot ywer en besondere werkkrag het ds. en mevr. Dreyer hulle taak in Standerton aangepak en uitgevoer. Dit het dan ook meermale gebeur dat die kerkraad ds. Dreyer moet vermaan om met die oog op sy eie gesondheid verlof te neem en het hom dan ook by geleentheid tot drie maande verlof aangebied. Hy het egter selde meer as twee weke verlof wou neem.

Die eerste taak wat ds. Dreyer ter hand geneem het was om die kerkskuld af te betaal. Dit was 'n besonder moeilike taak, daar die boere swaar jare beleef het, veral ook gedurende die depressiejare aan die begin van die dertigerjare. Om die uitgawes van die gemeente so laag as moontlik te hou is daar onder andere besluit om minder afgevaardigdes na die meerdere vergaderings te stuur as waarop die gemeente geregtig was en ook om net in die allerdringendste gevalle hulp aan behoeftiges te verleen. Tog is dit deur die gemeente vermag om nie alleen die skuld te betaal nie, maar om ook nog ander sake aan te pak wat heelwat geld geverg het. So het die gemeente in Januarie 1925 sy eerste orrel aangekoop vir 'n bedrag van £101. In 1933 is op Morgenzon 'n kerkgebou aangekoop met die oog op toekomstige uitbreiding. In 1934 is daar 'n nuwe pastorie aangekoop wat £1400 meer gekos het as die verkoopsprys van die ou pastorie.

Hierby moet ook bedink word dat, hoewel die gemeente in kombinasie met die gemeente Eendracht beroep het, om so die finansiële las van die gemeente te verlig, die kombinasie reeds aan die einde van 1926 ontbind is en dat die gemeente Standerton nooit weer met 'n ander gemeente gekombineer het nie. Daar is wel in die loop van 1927 gepoog om eers met Bethal en later met Volksrust te kombineer. Egter sonder sukses. Wel het daar selfs 'n afstigting plaasgevind toe Morgenzon op 21 November 1936 as afsonderlike gemeente afgestig is.

Nie alleen wat die finansies aanbetref was daar in die dienstyd van ds. Dreyer bestendiging en groei nie, ook op geestelike gebied kon die gemeente die vrugte van ywer en getrouheid van ds. Dreyer smaak.

Wat die lidmatetal betref, het daar ook groei plaasgevind. Met die koms van ds. Dreyer na Standerton in 1924 was die lidmatetal 400 en in 1941 was dit 610 terwyl die gemeente Morgenzon in 1936 afgestig het met 'n lidmatetal van 185.

Ook op die breër kerklike terrein het die gemeente sy deel probeer doen soos blyk uit die feit dat daar gereeld getrag is om kerklike instansies en fondse finansiëel en andersins te steun.

Ook mevr. Dreyer het haar plek langs haar man volgestaan. Nie alleen was sy vanaf 1924 tot 1940 orreliste van die gemeente nie, maar ook het sy met groot onderskeiding en erkenning opgetree as kassiere van die gemeente in 1941. Daar is dan ook op Rings- en Kerkraadsvergaderings gewag gemaak van haar puik en gewaardeerde dienste.

In die jaar 1933 het ook die gemeente Standerton die ingebruikneming van die Bybel in Afrikaans kon vier. Op 'n Kerkraadsvergadering van 19 Augustus 1933 het Diaken Paul Breytenbach beloof om 'n Afrikaanse Bybel aan die gemeente te gee om in die plek van die ou State Bybel te gebruik, terwyl Oudl. G.J. Engelbrecht aan die wyk te Morgenzon 'n Afrikaanse Bybel beloof het. In Standerton is daar egter reeds in 1929 'n begin gemaak om ook die Wet en Geloofsbelydenis wel in Afrikaans te lees — blykbaar wel met sukses.

Aan die simboliese ossewatrek in 1938 het die gemeente van Standerton ook deelname gehad. Die gemeente het onder andere gesamentlike dienste met die twee ander susterskerke gehad en het ook op 7 November 'n groot aandeel gehad in die luisterryke ontvangs en onthaal van die waens wat deur Standerton getrek het.

Daar was egter gedurende die dienstyd van ds. Dreyer ook die donker dae en jare in die lewe van die gemeente. Daar was, soos reeds genoem, die moeilike depressie jare toe die gemeente werklik swaar gekry het om finansiëel kop bo water te hou. Deur groot opofferings van kerkraad en gemeente het hulle egter tog geslaag.

Aan die begin van 1933 is ouderlinge P.W. Labuschagne en P. Oberholzer oorlede, en gedurende 1941 het ook Ouderling Riekert heengegaan. Aldrie hierdie ouderlinge het vir baie jare die gemeente gedien en het ook die hoogste agting en waardering van die gemeente geniet.

Op 8 April 1938 moes ook ouderling Arie Visage, wat vanaf 17 Oktober 1924 die gemeente Standerton as skriba gedien het, die tuig weens gesondheidsredes neerlê. Uit erkentlikheid vir sy dienste is deur die kerkraad 'n Bybel as geskenk aan hom gegee. Hy is opgevolg deur Diaken J.J.P.C.L. Steyn, wat slegs 'n bietjie meer as een jaar gedien het, voordat hy op 21 Mei 1939 deur Diaken R.J. Coertze as skriba opgevolg is.

Die Tweede Wêreldoorlog wat teen die einde van 1939 uitgebreek het en ook heelwat gemoedere in Suid-Afrika gaande gemaak het, het ook oor Standerton sy skaduwee gegooi. Dit het dan ook in Junie 1940 vir ds. Dreyer nodig geword om op die Kerkraadsvergadering die broeders te vermaan om in die moeilike tye tog die vrede te bewaar en ware wagters op Simonsmure te wees.

Op 10 Mei 1941 is ds. Dreyer na die gemeente Heidelberg beroep. Dit was nou die tweede keer dat hy na Heidelberg beroep is, die eerste keer was reeds in 1928 toe hy die beroep daarheen bedank het. Ook nou het hy die beroep bedank. Toe die Kerkraad van Heidelberg hom weer eens op 5 Junie 1941 met algemene stemme beroep het hy die beroep nie weer afgewys nie en op 23 Junie het hy sy besluit bekend gemaak.

Gedurende Augustus 1941 het hy onder blyke van groot belangstelling afskeid geneem van Standerton en op 30 Augustus is hy te Heidelberg deur sy tweelingbroer ds. J.G.M. Dreyer bevestig.

## Die Dienstyd van Ds. F.J. van Zyl Januarie 1942 tot Januarie 1949

Na 'n vakature van 'n paar maande het die Kerkraad met 'n beroep wat hulle op 3 Desember 1941 op ds. F.J. van Zyl van Johannesburg uitgebring het, geslaag en hy is teen die einde van Januarie 1942 in die Gemeente Standerton bevestig.

Die grootste enkele taak wat in die dienstyd van ds. Van Zyl aangepak en voltooi is, was die oprigting van 'n nuwe kerkgebou. Daar die voorbereidings en fondsinsameling vir die bou van die kerk gedurende die oorlogsjare en die jare kort na die beëindiging van die oorlog plaasgevind het en alles baie skaars en duur was, het dit die reeds moeilike taak van kerkbou nog moeiliker gemaak. Onder die bekwame en besielende leiding van ds. en mevr. Van Zyl is die een struikelblok na die ander egter uit die weg geruim totdat uiteindelik gebou kon word.

Die eerste keer dat amptelik op 'n Kerkraadsvergadering van die bou van 'n nuwe Kerk gepraat is, was op die Kerkraadsvergadering van 17 April 1942 toe die reparasie van die ou kerkgebou vir die soveelste maal ter sprake gekom het. Die eerste keer dat op 'n Kerkraadsvergadering oor herstel van die ou kerkgebou gepraat is, was reeds op die eerste Kerkraadsvergadering van hierdie gemeente in 1915. Daarna is daar gereeld op Kerkraadsvergaderings en Gemeentevergaderings oor herstelwerk aan die Kerkgebou gepraat.

Algaande het dit dan ook duideliker geword dat 'n nuwe kerkgebou 'n noodsaaklikheid geword het, aangesien dit nie meer betalend was om die ou kerk te herstel nie. Daar is dan ook 'n begin gemaak met 'n boufonds.

Ongelukkig egter het die lidmaatoffers gedaal en is die verwagte bedrae per jaar nie ingevorder nie. Dit het sommige lidmate huiwerig laat voel om die skuld aan te gaan om 'n nuwe kerk te bou.

Ds. Van Zyl het die gemeente egter daartoe opgeroep om die bou van die nuwe kerk te sien as 'n geloofsdaad. Op 8 Mei 1943 is daar toe 'n boukommissie aangewys wat op die saak moes ingaan. Die kommissie het bestaan uit ds. F.J. van Zyl, en brs. P. Visage, W.G. Roets, J.P.C. Meyer, T.F. Dreyer, R.J. Coertze, J. Visage, en J. Dreyer. Later is ook dr. J.R.G. Klerck bygevoeg.

Nadat nog vele ander struikelblokke uit die weg geruim is, kon gedurende Januarie 1946 met die bouwerk begin word en is die hoeksteen van die nuwe kerk deur ds. F.J. Van Zyl op 20 April 1946 gelê. Op dieselfde dag het prof. S.P. Engelbrecht die hoeksteen van die ou kerk, wat op 22 Januarie 1898 deur ds. M.J. Goddefroy gelê is, in die nuwe kerk herlê.

Met die afbreek van die ou kerk is die volgende dokument in die handskrif van ds. Goddefroy en deur verskeie persone geteken, agter die ou hoeksteen gevind:

"Heil Den Lezer."

"Op heden den 22en dag van Januarie in het jaar onzes Heeren 1800 acht en negentig is de hoeksteen gelegd van dit Godshuis, namens de Ned. Hervormde Gemeente van Standerton, door haren Herder en Leeraar Ds. M.J. Goddefroy; onder aanroeping van den Naam des Drie eenigen Gods, en met dankbare lofgezangen. Onder de uitdruktelyke voorwaarde dat dit Bedehuis nooit ofte nimmer onder geenerlei betoog of voorwaarde mag worden overgebracht of getransporteerd op eenigen anderen naam of op eenige ander Kerkgenootskap dan de Ned. Hervormde Kerk der Zuid-Afrikaansche Republiek.

"Aldus gedaan en getekend te Standerton op dag en datum genoemd."

Hierna volg die handtekening van die Kerkraad, die boukommissie, die argitek en aannemer en 'n groot aantal gemeentelede.

Op feestelike wyse kon die gemeente op Saterdag, 12 April 1947 om 2:30 nm. sy nuwe kerkgebou inwy. Met die inwyding van hierdie kerkgebou is in 'n lank gevoelde behoefte voorsien.

Gedurende ds. F.J. van Zyl se dienstyd is die Afrikaanse Psalm- en Gesangeboek ook in Standerton in gebruik geneem en wel tydens 'n feesdiens op 29 Oktober 1946.

Teen die einde van 1948 het ds. Van Zyl egter 'n beroep aanvaar na die gemeente Lydenburg en op 16 Januarie 1949 het die gemeente Standerton hartseer en teleurgesteld afskeid geneem van 'n geliefde pastoriepaar: Ds. en mevr. van Zyl.

## Die Dienstyd van Ds. H.M.E. Dreyer Oktober 1949 tot Desember 1953

Na die vertrek van ds. Van Zyl het dit geruime tyd geduur voordat die gemeente weer 'n eie leraar sou kon ontvang. Nadat verskeie beroepe deur die kerkraad uitgebring is, het ds. H.M.E. Dreyer van Florida die beroep na Standerton aanvaar waar hy op 14 Oktober 1949 ontvang en op 15 Oktober bevestig is.

Gedurende die dienstyd van ds. H.M.E. Dreyer is nie alleen baie hard gewerk om die skulde van die gemeente af te los nie, maar ook is daar reeds nuwe take aangepak soos die bou van 'n nuwe pastorie en die installering van 'n nuwe orrel.

Daar is reeds op 'n gemeentevergadering van 30 April 1949 besluit om die bestaande pastorie te verkoop. Na die koms van ds. Dreyer is hierdie besluit om die ou pastorie vir £ 4000 te verkoop en 'n nuwe pastorie te bou.

Reeds in die tyd van ds. T.F.J. Dreyer is daar 'n besluit geneem om 'n nuwe orrel vir die gemeente aan te koop en daar is dan ook 'n orrelfonds gestig. Gedurende die diensjare van ds. F.J. van Zyl is hierdie fonds voortgesit. Dit sou egter tot 1953 duur voordat die orrel ingebruik geneem sou word.

Op 19 Augustus 1951 is daar besluit dat die tyd nou ryp is om ook in die wyk Meyerville 'n saal te bou.

Aan die begin van 1950 het ouderling R.J. Coertze as skriba bedank na 'n dienstyd wat reeds in Mei 1939 begin het. Hy is op 14 Januarie 1950 deur A. Smith opgevolg. Nog 'n bekende wat in hierdie tyd die tuig neergelê het was oudl. M.C. Strydom wat ook vir etlike jare die kassier van die gemeente Standerton gewees het.

In die loop van Desember 1953 het ds. H.M.E. Dreyer 'n beroep na die gemeente Pretoria-Wes aangeneem en vertrek ook hy en mevr. Dreyer uit Standerton.

## Die Jongste Tyd

Na die vertrek van ds. H.M.E. Dreyer was die gemeente vir ongeveer drie maande vakant voordat Prop. J.A. Jacobs op 16 April 1954 georden en bevestig is as die vyfde predikant van die gemeente Standerton.

Uit hierdie jongste tyd word enkele momente genoem soos:

Die herbou van die orrel, wat deur die Raad vir Kerkmusiek herontwerp is.

Daar is te Meyerville twee burgererwe, met 'n saal daarop aangekoop: Hiermee is die ideaal, wat in 1951 daar gestel is, verwesenlik. Enkele jare later is hierdie saal herbou en ook heelwat vergroot.

Met die bou van die kerksaal, gedurende 1961, op die kerkplein, is 'n lang gekoesterde ideaal verwesenlik.

Op 27 April 1963 het die N.H.S.V. op luisterryke wyse hulle mondigwording gevier.

Vyftig jaar is 'n lang pad om op terug te kyk. Baie dinge het gebeur. Baie om oor bly te wees en ook baie wat droewig stem. In hierdie oomblik van terugkyk, staan die gemeente met diepe dankbaarheid in die hart, en roep saam met die Psalm-digter uit:

"Loof die Here, o my siel, en alles
wat binne-in my is, sy heilige Naam!
Loof die Here, o my siel, en vergeet
geeneen van sy weldade nie."



# 2. Die jare 1966 tot 1990

**Inleiding:**

Soos die vorige verslag geëindig het deur die Here te loof en te prys vir al Sy grootheid en weldade aan hierdie gemeente, so wil ek graag hierdie verslag begin want die 25 jaar wat verby is was goeie en vrugtevolle jare in die bestaan van hierdie gemeente en daarom is dus hoofsaaklik op die bloei van die gemeente gekonsentreer.

Voor die 50 jarige feesvieringe het die NHSV besluit om die matte in die kerkgebou te vervang en het die Jeugvereniging 'n klavier aan die gemeente geskenk.

Die program vir hierdie geleentheid het soos volg daaruit gesien:

| | | |
|---|---|---|
| VOORBEREIDINGSDIENS | - | Ds H M E Dreyer |
| NAGMAALDIENS | - | Prof F J van Zyl |
| FEESREDE | - | Ds T F J Dreyer |

Die feesbrosjure is opgestel deur Professore S P Engelbrecht en A D Pont en die gedenkingsprogram deur Ds S J Botha.

Gedurende hierdie tydperk was Ds J A Jacobs die leraar van die gemeente en word daar dan ook met die basaar van 1966 'n bedrag van R3 400,00 ingesamel. Ds Jacobs ontvang toe 'n beroep en verlaat die gemeente gedurende Augustus 1967. Vir die tydperk September 1967 tot Februarie 1968 is daar van ouderling-dienste gebruik gemaak en het die konsulente ook sommige van die eredienste waargeneem.

## Ds W F H Huyzers (Februarie 1968 tot September 1971)

Op 24 Desember 1967 word Ds W F H Huyzers na hierdie gemeente beroep en word hy op Saterdag 24 Februarie 1968 in die gemeente bevestig. In die daaropvolgende jaar het die gemeente toe besluit om die verbandlening op die gemeentelike eiendom af te los en het dit finansiëel goed met die gemeente gegaan. Die Kerkraad het ook gedurende hierdie tydperk besluit om die erwe van die Kerk waarop die Kerkgebou opgerig is te konsolideer. Na 'n lang proses is daar op die gemeentevergadering van 17 April 1968 bekend gemaak dat die betrokke vier erwe naamlik 346, 347, 372 en 373 nou gekonsolideer is en as erf 1024 bekend staan. Die grootte van die erf is 2,2841 hektaar.

Gedurende Februarie 1970 is die eerste ondersoek geloods na die bou van 'n pastorie op die kerkplein. Hierdie plan van aksie het toe nie gerealiseer nie, maar is die aanbou van 'n vleuel aan die Noordekant van die pastorie in Piet Retiefstraat goedgekeur en aangebring teen 'n bedrag van ongeveer R10 000,00. Ds Huyzers word ook gedurende 1970 verkies as Voorsitter van die Ring van Heidelberg. 'n Beursfonds vir teologiese studente word deur die gemeente gestig en 'n bedrag van R400,00 is tydens 'n gemeentevergadering op 13 September 1970 bewillig.

Gedurende Februarie 1971 het die gemeente van Villiers die Kerkraad genader om 'n skenking van Erf 427 Cornelia groot 6 915 $m^2$ wat aan hierdie gemeente behoort aan hulle te skenk. Tydens 'n gemeentevergadering op 16 April 1971 is die skenking goedgekeur. Aan die einde van September 1971 het Ds W F H Huyzers met emeritaat uit diens van die gemeente getree.

Tydens 'n vergadering van die Kerkraad gehou op 22 Junie 1978 is 'n mosie van roubeklag staande deur die Kerkraad aanvaar na verneem is van die afsterwe van Ds W F H Huyzers.

# FOTOFLITSE

**Finansiële- en Advieskomitee 1990**



**Agter: Van links na regs:**
J. van Jaarsveldt, L.P. Marx

**Middel:** J.C. van der Merwe, J.H. Willemse, J.M.C. van Staden

**Voor:** Ds C.F. Potterill, R. Papenfus, Ds S.J. Bezuidenhout

**Van links na regs:**
Mevv. A. Steyn, S. Steyn en M. van Nieuwenhuizen.



**Orreliste en Kosteresse 1990**

## Ds P P Jooste (Julie 1972 tot Junie 1977)

Die gemeente was weer vir 'n geruime tyd herderloos en op 14 Mei 1972 word Ds P P Jooste na die gemeente beroep waarop hy die beroep aanvaar en gedurende Julie 1972 in die gemeente bevestig word. Gedurende hierdie tydperk word probleme met die dak van die Kerk ondervind as gevolg van lekasies en word 'n kwotasie van R2 700,00 vir die herstel daarvan aanvaar. Die Kerk word ook binne en buite uitgeverf deur die firma P Boer (Edms) Beperk. Tydens 'n vergadering van die gemeente op 23 Januarie 1974 het die gemeente toe ook besluit om die erwe van die gemeente in Meyerville te konsolideer. Die aangeleentheid is behoorlik ondersoek en op 1 Mei 1974 is opdrag aan die Landmeter gegee om erwe 111 en 112 Meyerville te konsolideer. Op 17 Augustus 1974 is kennis geneem dat die konsolidasie voltooi is en dat genoemde erwe nou as Erf 485 Meyerville bekend staan. Erf grootte 7 227 $m^2$.

Intussen is probleme met die kerkorrel ondervind en is 'n kommissie benoem om ondersoek in te stel na die moontlike aankoop van 'n nuwe orrel of om die huidige orrel behoorlik te laat herstel. Op 'n Kerkraadsvergadering gehou op 16 Julie 1975 is daar egter besluit om die Raad van Kerkmusiek te versoek om die orrel behoorlik na te gaan en te stem. Dit is met groot sukses gedoen en is die koste met die aankoop van 'n nuwe orrel nie aangegaan nie.

Aangesien die gemeente nie oor 'n behoorlike moederskamer beskik het nie is daar gedurende 1976 'n ondersoek geloods na die aanbring van 'n moederskamer waarby die kundige advies van 'n argitek ook verkry is. As gevolg van die hoë koste asook verskeie ander voorstelle is daar toe besluit om die aangeleentheid vir 'n onbepaalde tyd agterweë te hou.

In die daaropvolgende jaar (1977) is goedkeuring verleen dat die kerksaal van 'n behoorlike vloerbedekking voorsien moet word. Teëls is toe ten bedrae van R1 114,00 aangebring wat 'n groot verbetering was.

Ds Jooste word toe na Voortrekkerhoogte beroep en op 26 Junie 1977 lewer hy sy afskeidspreek waarop die gemeente tot Maart 1978 sonder 'n leraar was. Gedurende hierdie tyd het heelwat Predikante van ander Hervormde Gemeentes hier gepreek asook Ds Jooste en het hy selfs ook sommige sakramente hier bedien en ook nog as Voorsitter tydens sommige vergaderings opgetree.

## Ds P J Kruger (Maart 1978 tot Desember 1981)

Op 'n vergadering van die Kerkraad gehou op 15 Januarie 1978 word Ds P J Kruger na hierdie gemeente beroep. Hy aanvaar die beroep en word op 5 Maart 1978 in die gemeente ontvang.

Die probleem met betrekking tot 'n moederskamer het gedurende hierdie tyd weer ter sprake gekom en na 'n ondersoek is besluit om die vleuel aan die westekant van die Kerk met 'n houtafskorting en eenrigtingglas te bedek. Die jaar 1978 was ook die era van die ingebruikneming van die nuwe gesangeboek. Op 'n vergadering gehou op 22 Junie 1978 het die Kerkraad besluit dat die diakens versoek word om 'n opname te maak van die aantal gesangeboeke wat deur die gemeente benodig word sodat die korrekte hoeveelheid aangekoop kan word. Gesangeboeke is toe verkoop teen R5,72 per boek (AVB ingesluit.) Huidiglik beloop die koste per gesangeboek R22,60 (AVB ingesluit).

Op Sondag 20 Augustus 1978 word die gemeente besoek deur mnr A B van N. Herbst, die Administrateur van ons Kerk. Hierdie besoek was in verband met bydraes ten opsigte van Weeshuise en het hy dan ook na die erediens tydens 'n Gemeentevergadering die geleentheid gekry om die gemeente in hierdie verband toe te spreek.

Gedurende Mei 1980 word daar toe besluit om 'n pakkamer en toilette op die kerkplein aan te bring en word dit vir 'n bedrag van R3 200,00 gedoen.

Aangesien die orrel weer eens begin probleme lewer is daar op 8 Januarie 1981 besluit om 'n orrelfonds te stig. Na 'n deurgrondige ondersoek is hierdie fonds op 22 April 1981 afgelas en is die orrel intussen weer herstel.

Gedurende November 1981 ontvang Ds Kruger egter 'n beroep na Sasolburg en neem dit aan. Gedurende hierdie tydperk was die gemeente vir 'n lang tydperk sonder Predikant. Heelwat beroepe was uitgebring dog sonder enige sukses. Op 'n vergadering gehou op 11 Augustus 1982 word Ds M S J van Vuren van Voortrekkerhoogte na die gemeente beroep waarop hy die beroep aanvaar.

## Ds M S J van Vuren (Januarie 1983 tot Februarie 1985)

Ds Van Vuren het die beroep hierbo vermeld aanvaar en word op 23 Januarie 1983 in die gemeente bevestig.

Tydens 'n Kerkraadsvergadering gehou op 9 Februarie 1983 word die eerste vrouediaken, mev Neria Scheepers in die gemeente verkies. Hierna het nog 'n aantal dames die amp betree en is daar huidiglik ses vrouediakens in die gemeente.

Gedurende Augustus 1983 is die ou luidsprekerstelsel met 'n behoorlike luidsprekerstelsel deur mnr F Viljoen in die kerkgebou vervang. 'n Baie wyse besluit is ook gedurende hierdie maand geneem en dit was om die gemeentelede geleentheid te gee om 'n tydjie lekker gesellig met mekaar na die erediens te verkeer. Hierdie besluit was dat daar tee/koffie na die erediens in die saal bedien sal word terwyl die ouers vir hul kinders wag wat kategeseklasse bywoon. Al die wyke is hierby betrek en word hierdie gesellige byeenkoms nog steeds voortgesit.

Probleme het ook begin ontstaan met die kategeseonderrig in die kerkgebou aangesien die kinders al hoe meer geword het en die spasie al hoe minder. Voorstelle was gemaak dat die erwe in Meyerville verkoop moes word om fondse te bekom om kategeselokale op die Kerkterrein op te rig maar het nie gerealiseer nie. Die idee is toe vir 'n onbepaalde tydperk uitgestel.

Die gemeente het steeds bly groei en gedurende 'n Kerkraadsvergadering gehou op 7 Maart 1984 het Ds Van Vuren die Kerkraad versoek om die moontlikheid van 'n tweede predikantestandplaas te ondersoek aangesien die werk sodanig toegeneem het en die groei in lidmatetal 'n tweede Predikant regverdig. 'n Kommissie is benoem om bogemelde sowel as die volgende aspekte in hierdie verband te ondersoek:

(a) Bou van tweede pastorie;

(b) Bou van kategeselokale;

(c) Aanstelling van 'n Saakgelastigde.

Die moontlikheid om die gemeente van Vrede by die tweede standplaas te betrek is ook ondersoek maar is daar tydens 'n gemeentevergadering gehou op 9 Mei 1984 kennis daarvan geneem dat Vredegemeente nie belangstel nie. Op hierdie stadium was daar 357 huisgesinne en 700 belydende lidmate in hierdie gemeente.

Na verdere onderhandelinge met Vredegemeente is daar toe besluit dat 'n kombinasie-ooreenkoms tussen Standerton en Vrede aangegaan word vir die tweede predikantestandplaas en dat die eerste beroepsvergadering tussen die gemeentes op 12 Augustus 1984 gehou sal word. Op 17 Januarie 1985 word die ooreenkoms goedgekeur. Wat die bou van die kategeselokale en die aanstelling van 'n saakgelastigde aanbetref is die aangeleentheid op die langebaan geskuif.

Daar is toe ook begin met die stigting van 'n boufonds vir die bou van 'n tweede pastorie.

Aan die einde van 1984 word Ds P S Esterhuizen van Postmasburg beroep as medeleraar saam met Ds Van Vuren. In Februarie 1985 ontvang Ds M S J van Vuren 'n beroep na Duiwelskloof wat hy aanneem en die gemeente verlaat.

## Ds P S Esterhuizen (Januarie 1985 tot Julie 1989)

Die ontvangs en bevestiging van Ds Esterhuizen vind plaas op 20 Januarie 1985, waarop hy in 'n huis intrek wat deur die gemeente gehuur word.

Nadat verskeie beroepe uitgebring is wat nie geslaagd was nie, besluit die gemeente om maar eers te volstaan en voort te gaan met die bou van die pastorie te Meyerville. 'n Deeglike ondersoek na die behoeftes in die gemeente word gedoen en op 9 Mei 1985 word die bouplan vir die bou van 'n tweede pastorie deur die Kerkraad goedgekeur en ook later deur die gemeente. Intussen het die NHSV besluit dat die moederskamer te koud is en word goedkeuring aan hulle verleen vir die lê van 'n mat.

Op 12 September 1985 word opdrag aan die firma P Boer (Edms) Beperk gegee om die pastorie te bou. Met die volle samewerking wat die gemeente aan hierdie projek verleen het, word 'n bedrag van R100 000,00 in elf maande afgewerk. Die totale koste was R157 870,00 plus 'n verdere R6 436,00 vir 'n rylaan, sekuriteitsdeure en ander dinge. As gevolg van die toename in die administratiewewerk van die Kerk word daar ook gedurende September 1985 goedkeuring verleen vir die aankoop van 'n goeie fotostaatmasjien ten bedrae van R4 300,00.

Die gemeente aktiwiteite het weer begin momentum kry en word daar op 'n vergadering gehou op 31 Oktober 1985 dringend aandag verleen aan die barmhartigheidsdiens met die stigting van diensgroepe en vorder dit so goed dat die volgende diensgroepe reeds in Mei 1986 funksioneer:

(a) Die Diensgroep vir Chemiese Afhanklikes;

(b) Die Diensgroep vir Behoeftiges;

(c) Die Diensgroep vir Bejaardes.

As gevolg van die goeie resultate deur middel van verskeie kursusse in die gemeente sowel as die Ringsvlak brei hierdie werk uit en word die volgende twee diensgroepe bygevoeg:

(a) Die Diensgroep vir Siekes; en

(b) Die Diensgroep vir Huwelik- en Gesinslewe.

Ds Esterhuizen was besonder lief vir die jeug en spits hom daarop toe om die jeug aktief by sake van die Kerk te betrek. As gevolg hiervan word die Jeugvereniging van Standerton een van die leidinggewende Jeugverenigings in die Ring en tree by verskeie Ringsbybelvasvrae as oorwinnaars uit die stryd. 'n Bybelstudiegroep word op die been gebring wat maandeliks vergader. Aanvanklik was daar slegs ± 12 lidmate betrokke maar het dit gaandeweg bly groei. 'n Kenmerk van Ds Esterhuizen se dienstydperk was die betrokkenheid van lidmate. Gedurende 1986 word daar ook besluit om die basaar van die gemeente oor twee dae te laat strek wat 'n hoogtepunt was en goeie resultate opgelewer het en word die opbrengs van die basaar ten opsigte van die vorige jaar heelwat verbeter.

# JEUGVERENIGINGBESTUUR



**Voor: Van links na regs:** C.H.S. Riekert, Ds. J.S. Bezuidenhout, L. Botes **(Jeugouderling),** J.P. Froneman **(Sekretaresse)**
**Agter:** A.P.G. van Zyl **(Voorsitter),** S.L. Riekert



Op Sondag 28 September 1986 neem Professor Bart Oberholzer die erediens te Standerton waar. Na afloop van die erediens is 'n spesiale gemeentevergadering gereël om die nuwe vertaling van die Bybel te bespreek waartydens Prof Oberholzer melding daarvan maak dat hy 13 jaar aan die vertaling help werk het. Hy meld ook dat dit nie die huidige Bybel vervang nie maar dat dit slegs 'n verbeterde uitgawe is wat met hart en verstand saamgelees moet word.

## Ds C F Potterill (Januarie 1988 tot September 1990)

Aandag word weer eens aan die beroep van 'n tweede leraar verleen en word die kombinasie-ooreenkoms op 26 Oktober 1986 deur die Kerkraad goedgekeur en aan die Ring voorgelê. Nadat sekere wysigings aangebring is word die ooreenkoms op 15 Februarie 1987 goedgekeur en word Ds C F Potterill op 15 Oktober 1985 beroep en gedurende Januarie 1988 bevestig. Sy taak was om die gemeente van Vrede ten volle te bearbei en die res van die tyd aan Standerton gemeente te wy.

As gevolg van die toename in getal van die kategesepligtige kinders word die bou van kategeselokale weer eens bespreek en 'n ondersoek geloods. Op 'n vergadering van die Kerkraad gehou op 13 Augustus 1987 word beginsel goedkeuring vir die bou van 17 kategeselokale verleen. Na 'n deeglike beplanning van ongeveer 8 maande pak die gemeente hierdie projek aan en laat ook die fondasies van 'n groter kerksaal vir die toekoms solank gooi. Die koste verbonde aan die oprigting van die kategeselokale het ± R196 800,00 beloop en die aan die fondasie vir die kerksaal R31 800,00.

Hierdie grootse poging van die Kerkraad en die gemeente met die twee Predikante aan die stuur van sake het op 13 Augustus 1989 gerealiseer toe dit na afloop van die oggenddiens in gebruik geneem is. Die gedenksteen is dan ook deur Ds P S Esterhuizen onthul wat ook dieselfde oggend sy afskeidspreek gelewer het.

Op 'n vergadering gehou op 24 Maart 1988 word daar besluit om die ou traporrel van die gemeente tydens die volgende basaar te verkoop. Hierby was ook ongeveer 22 outydse stoele en het die verkope van die stoele R3 660,00 opgelewer. Die ou traporrel is toe nie verkoop nie. Tydens dieselfde vergadering is daar ook besluit om die ou nagmaalservies van die Kerk te laat herstel en oor te laat versilwer sodat dit weer ingebruik geneem kan word. Dit is later gedoen en word weer deur die gemeente met groot vrug gebruik.

## Ds J S Bezuidenhout (10 Desember 1989 - Huidiglik)

Na die vakature van Ds Esterhuizen is Ds J S Bezuidenhout van Voortrekkerhoogte beroep en word hy op 10 Desember 1989 in die gemeente bevestig.

Met instemming van Ds Bezuidenhout is die jong egpaar se meubels met 'n vragmotor van een van die gemeentelede vervoer en moes hyself ook maar inspring met op- en aflaai daarvan. Gelukkig was niks beskadig nie en het die verhuising met groot sukses verloop — daar is selfs ook spottenderwys gesê dat die volgende Predikant van die Kaap af beroep moet word, sodat die trekgeselskap 'n bietjie langer tyd kan hê om die meubels en die Predikant aan te ry.

Ds Bezuidenhout is jonk, vol geesdrif en het geen tekort aan inisiatief en staan sy plek in hierdie gemeente as leraar en herder vierkantig vol.

# KERKRAAD 1990



**Voor van links na regs:** C.J. Potgieter, C.D. van Zyl, J.E. Fölscher, M. van Nieuwenhuizen, M.A. Coetzee, Ds C.F. Potterill, Ds J.C. Bezuidenhout, B. Maritz, H. Prinsloo, C.H. Schoeman, J. van Rensburg.
**2de ry:** C.C. Bronkhorst, P. Lindeque, T.J. v.d. Merwe, K.P. Dreyer, A. Greyling, C. van Vuuren, J.W. Badenhorst
**3de ry:** H.J.W.M. Enslin, A.C. Viviers, L. Lottering, J.A. Kidson, A.H. Krugel, D. v.d. Schyff.
**4de ry:** R.J. Janse van Rensburg, J. Froneman, D.J.C. Riekert, A. de Beer, C.J. Janse van Rensburg, J. Loretz, G.J. du Preez, F.R. van Rensburg, J.D. Snyders, A.M. Grobler, D. Labuschagne.
**Agter:** A. Nijland, F. van Rensburg, M.J.G. Pretorius, N.M. Vorster, L.P. Marx, A.H. Boer, D.J.C. Riekert (snr), A.P.G. van Zyl, H.B. Prinsloo, F.C. Bezuidenhout, R.J. Janse van Rensburg (snr), J.J. Botha.
**Afwesig:** T. Fourie, A. Botha, A.S. Bierman, J. van Jaarsveld, J. Portwig, A.S. Coetzer, S. Claassen, P.A. Ras. T. van Vuuren, J.M.C. van Staden, F. Boer, F.N.J. Uys, F. van Niekerk, C. Lombard, P.F. Smit, J.J.C. v.d. Westhuizen, P. Geel, D. Redelinghuys, N. Pienaar, K. Potgieter, G.H. Willemse, G. Visagie, H. van Niekerk, H. Marx, H.J. Kruger, J.J. Maritz, F.H. Pelser, J.A. Bezuidenhout, D. van Staden, K. van der Merwe.

Aangesien die weersomstandighede hier op die Hoëveld ook baie wispilturig is en heelwat van die gemeentelede genoodsaak is om skofte te werk wat die bywonings van aanderedienste nadelig beïnvloed is daar op 'n vergadering gehou op 18 Februarie 1990 besluit om eerder twee oggenderedienste in stede van 'n aanderediens te hou. Hierdie is op 'n proefbasis en sal later finaal daaroor beslis word.

Gedurende Maart 1990 is daar ook kennis van Vredegemeente ontvang dat hulle nie meer met die kombinasie-ooreenkoms wil voortgaan nie as gevolg van finansiële druk wat deur hulle ondervind word. Die aangeleentheid is toe tydens 'n vergadering waarby afgevaardiges van beide kerkrade teenwoordig was bespreek waarop dit na die Ring vir uitsluitsel verwys is. Die Ring het toe die mening gehuldig dat aangesien die standplaas nog gevul is dit nie vakant verklaar kan word nie en daar 'n weg gesoek moes word wat vir beide die gemeentes die mees aanvaarbaarste sou wees. Daar is toe besluit om 'n gewysigde ooreenkoms aan te gaan waarin die gemeente van Standerton 'n swaarder las sou dra.

Wat die insameling van fondse vir die bouprojek ten opsigte van die kategese-lokale aanbetref is daar nog lank nie klaar gehandel nie en wedywer die kerkraad en gemeente steeds daarmee. Gedurende hierdie jaar is daar weer eens deur mnr H Lindeque 'n gholfdag gereël en is 'n bedrag van oor die R12 000,00 ingesamel waarvan R8 054,00 skoon wins.

Ander projekte soos 'n skyfskietdag wat R2 054,00 en 'n troeteldierdag wat R1 700,00 opgelewer het is ook deur die gemeente aangepak.

Die gemeente kon weer eens net vir 'n kort tydjie van die dienste van twee Predikante gebruik maak aangesien daar gedurende Augustus afgekondig is dat Ds C F Potterill 'n beroep na die SAP Kollege Pretoria ontvang het en hy op 1 September 1990 bevestig het dat hy die beroep aanneem. Op Sondag 23 September 1990 is daar afskeid van Ds en Mev Potterill geneem.

Van die kant van die gemeente en die kerkraad word Ds en Mev Potterill asook hul eersgeborene ('n seun) alle sterkte en voorspoed toegewens en word die seën van ons Vader op sy werksaamhede aldaar toegebid.



## N.H.S.V. 1965



**Voor:** Mev. I. Labuschagné (Tesouriere), Mev. B. Riekert (Vise-voors.), Ds J.A. Jacobs, Mev. R. Jacobs (Voorsitster), Mev. M. Marais, Mev. D. Podges (Vise-sekr.), Mev. S. McDonald (Sekretaresse).
**Tweede ry:** Mevv. L. Pretorius, M. Taljaard, S. Stoop, H. Goosen, J. Roux, J. Fritze, H. Pelzer, P.C. Portwig.
**Derde ry:** Mevv. M. de Meyer, H. Marais, J.v. Wyk, C. v. Rooyen, M. Marais, M. Dreyer, M.P. Bierman, D. Portwig.
**Vierde ry:** Mevv. T. v. Vuuren, M. Dreyer, S. Pretorius, T. Venter, J. Mahoney, D. v. Rooyen, G.C. Potgieter.
**Vyfde ry:** Mevv. P. v. Vuuren, D. v. Staden, K. Wilken, N. Willemse, S. v. Vuuren, M. Marx.

## N.H.S.V. 1990



**Van links na regs:**
**Agter:** Mevv. M. Taljaard, S. Potgieter, D. Botha, H. van Rensburg, W. van Zyl.
**Middel:** Mevv. L. Zwartz, K. Snyders, K. Riekert, M. v. Zyl, J. Boer, L. Bezuidenhout, R. Boer.
**Voor:** Mevv. D. Marx, S. Potterill, S. Boer, M. Coetzee, S. Breytenbach, G. Potgieter.

**Voorsitster:** J. Boer, **O. Voorsitster:** L. Bezuidenhout, **Sekretaresse:** R. Boer, **Tesouriere:** M. Taljaard.
NHSV het ongeveer 35 lede. Die ander was afwesig.

# G. Nederduitse Hervormde Sustersvereniging : Standerton-tak

Die leuse van die N.H.S.V. is: "Wees 'n Seën". Sedert die bestaan van die N.H.S.V. dra die vereniging by tot sinodale- en gemeenskapsaangeleenthede in die Hervormde Kerk. Die N.H.S.V. het ook 'n onmisbare deel van die gemeentelewe geword — werk wat nie altyd deur die vinger aangewys kan word nie. Dit is geloofswerk, ewigheidswerk en werk van geloof, hoop en liefde.

Op 6 Maart 1940 is die Nederduits Hervormde Sustersvereniging gestig in Pretoria. Die eerste voorsitster was mev. M.R. Oosthuizen. Die N.H.S.V.-tak van Standerton is gestig op 'n baie luisterryke geleentheid. Dit het plaasgevind op 18 April 1942 na die Voorbereidingsdiens tydens 'n Nagmaal- en Basaar naweek. Die destydse predikantsvrou, mev. Van Zyl, het die doel van die N.H.S.V. verduidelik. 'n Bestuur is verkies en daar was 35 stigterslede. Die lede was geïnspireerd om die werk van Christus en sy Kerk met ywer aan te pak.

Die vereniging het verskeie metodes gehad om fondse in te samel, naamlik, straatkollektes, koekverkopings, tiekie-aande, verkoop van koffie en tee tydens kerkvergaderings (teen 3c per koppie) en spysenierig (negentig sent per kop — vleis en blomme uitgesluit).

Die N.H.S.V. was ook betrokke by welsynswerk. Op 12 September 1942 het die tak 'n weeskind 'aangeneem'. Haar naam was Hendrina Catrina Liebenberg, gebore 24 Maart 1932. Sy het gereeld by die taklede kom kuier en die susters het haar voorsien van sakgeld en klere vir haar geloofsbelydenis en voorstelling.

In Maart 1945 bied Standerton die N.H.S.V. kongres aan waarop al die kongreslede met heerlike verversings, etes en 'n dinee, getrakteer word. Die Algemene Vergaderings vanaf 1945 het onder andere bestaan uit kort toesprake, uitruil van resepte en nuttige wenke. Die ledegeld is ook verminder na tien sent per jaar, aangesien dit na die oorlogsjare was en geld skaars was.

Die N.H.S.V. van Standerton het ook deur die jare bygedra tot die gemeente se bou-projekte. Hulle het die kerkbanke aangekoop en is die kerkorrel in 1953 na 'n paar jaar se harde werk deur hulle betaal. Die susters het ook geldelik bygedra tot die bou van altwee die pastorieë, die saal en die nuwe Sondagskoolklasse. Ons sien daarna uit om ook die toekomstige saalgebou op 'n luisterryke wyse in te wy.

Die finansiële verpligtinge teenoor die N.H.S.V. Hoofbestuur is vanaf die stigtingsjare tot vandag met ywer nagekom. Fondse word ook aangewend vir liefdadigheidsorganisasies soos institute vir dowes, blindes, melaatses, Santa, Sanra, serebraalverlamdes, kindersorg, Evangelisasie Sending, Bybelverspreiding, bejaarde sorg ens. Die tak is ook in Augustus 1962 betrek by die stigting van die Ouetehuis van Standerton en lewer vandag nog bydraes tot die instansie deur middel van funksies en gebak.

Die N.H.S.V. dra ook by om ons kerkgeboue te verfraai. Die pragtige kansellap is gemaak deur mev. D. Riekert. Die woorde "God is Liefde" is met silwerdraad geborduur op blou fluweel. Dit is oorhandig aan die gemeente op 12 Februarie 1966. Die susters het ook Nagmaalservies in 1975 aan die gemeente geskenk.

In 1990 word nog mylpale bereik: Vir die eerste keer word 'n Damesdag gehou en word ook 'n pragtige kerspitdeken gemaak. Beide projekte het daartoe bygedra om die fondse te sterk en om by te dra tot die 75-jarige bestaansvieringe van Standerton se Hervormde Gemeente.

Die toekoms van Standerton se N.H.S.V. kan alleen seker wees as elke suster in die gemeente haar bydrae, hulp en steun gee en as ons die leuse van die N.H.S.V. uitleef. 'Wees 'n Seën'. Ons is egter afhanklik en tot niks in staat nie behalwe deur die Genade en Liefde van God.



Bewerking van die vleis vir nog 'n Kerkbasaar.



Die weeg en verpakking van vleis geskied met groot sorg.
Om nie te verneuk word Ds Pottterill as Skaalbeampte aangestel.

# H. Algemeen

## (1) Gemeenteseunspredikante

Die volgende persone is of was predikante wat almal seuns uit hierdie gemeente was.

(a) Ds. J.M. Labuschagne - Messina
(b) Ds. G.J.J. Labuschagne - Bedank
(c) Ds. J.C. Kruger - Nigel
(d) Ds. P.J. Kruger - Sasolburg
(e) Ds. C.J. Kruger - Bedank
(f) Ds. J.C. van der Merwe - Kempton Park-Oos
(g) Ds. G. van R. Els - Brackenhurst
(h) Ds. L. Geel - Noordelike Pretoria

Vir die tydperk onder oorsig was die volgende persone in die ampte hieronder vermeld verkies:

## (2) Skribas

| | |
|---|---|
| 1963 - 1967 | Mnr M.J. Labuschagne |
| 1967 - 1979 | Mnr. S.F. Botes |
| 1979 - 1980 | Mev. A. van der Westhuizen |
| 1980 - 1981 | Mnr. S.F. Botes |
| 1981 - 1984 | Mnr P.J. Labuschagne |
| 1984 - 1990 | Mnr. J.A.G. Holmner |
| 1990 - huidiglik | Mnr L.P. Marx |

## (3) Kassiere

| | |
|---|---|
| April 1965 tot Mei 1967 | Mnr A. Alberts |
| Julie 1967 tot huidiglik | Mnr. J.C. van der Merwe |

## (4) Statistiek

| Jaar | Lidmatetal | Basaar Inkomste |
|---|---|---|
| 1965 | 1126 | R 2 973.38 |
| 1970 | 1032 | R 3 849,46 |
| 1976 | 884 | R 5 395,86 |
| 1980 | 898 | R 8 146,49 |
| 1985 | 1201 | R19 989,12 |
| 1990 | 1212 | R64 470,81 |

Die gemeentelike basaar is elke jaar 'n hoogtepunt in hierdie gemeente en word daar mildelik deur die gemeentelede bygedra.

## (5) Ringsgeskiedenis betreffende Standerton Gemeente

In 1928 het Standerton gemeente onder die Oostelike Ring van Johannesburg geval en het uit 488 belydende lidmate bestaan. Gedurende 1929 was daar 493 lidmate en het Standerton toe die Ring van die volgende gemeentes gevorm:

| | |
|---|---|
| Volksrust | Memel |
| Heidelberg | Pietermaritzburg |
| Standerton | Brakpan |
| Johannesburg | Strydpan |
| Oosrand | Durban |
| Eendracht | |

Die leraar, ds. T.F.J. Dreyer, was gedurende daardie jare die konsulent vir Johannesburg gemeente en in 1939 was hy skriba van die Ring.

Gedurende 1939 is die Ring toe verskuif na Heidelberg en is die volgende gemeentes toe ook tot die Ring bygevoeg:

Oos-Londen, Glencoe, Kensington en Newlands

Die lidmatetal het intussen aangegroei en was daar gedurende 1947, 622 belydende lidmate. Later jare, vermoedelik gedurende 1952 is die Ring toe weer verskuif na Volksrust en het die volgende gemeentes toe onder genoemde Ring sorteer:

| | |
|---|---|
| Volksrust | |
| Standerton | Pietermaritzburg |
| Piet Retief | Durban |
| Memel | Glencoe |
| Bethal | Ladysmith |
| Morgenzon | Vryheid |

Die leraar van Standerton, ds. H.M.E. Dreyer, was op daardie tydstip die Skriba van die Ring.

Gedurende 1958 het die Ring dan weer terug verskuif na Heidelberg en was die leraar van Standerton, ds. W.F.H. Huysers, Vise-Voorsitter van die Ring.

Die Ring het toe uit die volgende gemeentes bestaan:

| | |
|---|---|
| Heidelberg | Evaton |
| Vereeniging | Duncanville |
| Nigel | Morgenzon |
| Greylingstad | Standerton |
| Vanderbijlpark | Vrede |
| Meyerton | |

Op daardie stadium was die belydende lidmate 724 in getal en die sieletal 1244.

Sedert 1958 val Standerton gemeente nog steeds onder die Ring van Heidelberg en was daar op daardie stadium 820 belydende lidmate met 'n sieletal van 1251.

## (6) Gemeentelike Leierfiguur:

## Oudl. G.H. Willemse



Oom Gert, soos alombekend in hierdie gemeente, is op 10 November 1909 te Watervalshoek gebore en verhuis saam met sy ouers gedurende Februarie 1921 na Standerton. Gedurende 1927 lê hy belydenis van geloof af en op 3 September 1935 tree hy in die huwelik met Petronella Aletta Bezuidenhout.

Met die uitbreek van die tweede wêreld-oorlog sluit hy hom by die magte aan en vertrek gedurende 1941 na die Noorde. Gedurende hierdie tyd hou hy dienste in die kamp en katkiseer die jongmanne wat nog nie belydenis gedoen het nie.

Gedurende 1959 word hy as diaken verkies en 'n jaar later as ouderling. Hierdie amp word deur oom Gert met waardigheid vir 30 jaar onafgebroke beklee en lewer hy vandag nog sy beste vir die Kerk van God in die gemeente.

Vir die gemeente van Standerton is hierdie man 'n waardige voorloper en getroue lidmaat wat steeds met sy tradisionele manelpak Sondag vir Sondag getrou die erediens bywoon en sy plek in die gemeente volstaan.

# I. Toekomsblik

Met hierdie bundel is daar gepoog om die wel en weë van Standerton gemeente uit te beeld. 'n Gemeente wat bekend is vir sy koersvaste dryfkrag en borrelende entoesiasme. 'n Vraag wat egter onwillekeurig in ons gemoed opkom is: Hoe gaan die volgende 75 jaar lyk? Veranderinge vind vandag so vinnig op alle terreine van die lewe plaas dat die Kerk dit nie vryspring nie. Ons is gelowig maar God se weë met ons Kerk en land is onbekend. Ons is gelowig maar gebruik ons die geleenthede om die geestelike stabiliteit te vestig en te ontwikkel? Jesus het voor sy hemelvaart gesê julle sal krag ontvang wanneer die Heilige Gees oor julle kom en julle sal my getuies wees. Die Kerk en dus ons gemeente het 'n besondere opdrag. Ons moet nie dat veranderinge, onsekerhede, onhanteerbare situasies ons van koers dwing nie. Standerton gemeente is en word gekenmerk vir sy toegewydheid aan die Skrif as basis vir sy gemeente lewe, sy afkeur ten opsigte van die verpolitisering van die Evangelie en sy koersvaste uitlewing van die reformatoriese waarhede. Die gemeente is geseënd met leiers wat die hoop in Jesus Christus eerste plaas.

'n Gemeente wat die verkondigingsgestaltes in alle beskeidenheid gebruik tot eer van God alleen. 'n Gemeente wat steeds ook die noodsaaklikheid van 'n volledige kerksentrum nastreef. 'n Gemeente wat ondanks 'n gees van pessimisme in ons land sê: "God is met ons", "God regeer".

God is besig om vir ons 'n nuwe toekoms voor te berei, 'n toekoms vol geleenthede.

Kom ons neem saam met ons die woorde van Paulus aan die gemeente van Galasië.

"Dra mekaar se laste en gee op die manier uitvoering aan die Wet van God". (Gal. 6:2).



